SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 28 NOVEMBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag

NOVEMBER 2004 RAE UITSLAE

WANNEER GEWYSIGDE RADIOREGULASIES IN WERKING TREE

PEARS "Welkom by HF" QSO PARTYTJIE

SARL-IARUFONDS KRY 'N VERDERE INSPUITING

DIE TRUST KONDIG 'N GEMEENSKAPSDIENSTOEKENNING AAN

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede

## NOVEMBER 2004 RAE UITSLAE

Die uitslae van die pas afgelope RAE is reeds vanaf Donderdag 25 November op die webwerf van die SARL beskikbaar.

Die SARL wens graag die kandidate wat geslaag het geluk met hul prestasie.

Die SARL het 'n ooreenkoms met OKOSA wat daarop neerkom dat die kandidate wat geslaag het onmiddellik hulle nuwe roepseine mag gebruik. Ons sien daarna uit om u op die lug te hoor.

'n Amptelike brief sal eersdaags per pos aan elke kandidaat versend word.

'n Spesiale woord van dank aan die toesighouers, by die verskillende sentrums regoor die land, wat ook bygedra het tot die spoedige verloop van die eksamen.

## WANNEER GEWYSIGDE RADIOREGULASIES IN WERKING TREE

Daar is vroëer in SARLNuus gerapporteer dat die Departement van Kommunikasie die SARL 'n skriftelike onderneming gegee het dat die nuwe radioregulasies binne die volgende paar weke in die Staatskoerant gepubliseer sal word. Wanneer die nuwe regulasies in werking tree sal houers van ZR-lisensies vir die eerste keer toegang kry op die amateur HF bande. Volgens die nuwe regulasies sal ZR lisensiehouers in die volgende bandgedeeltes mag werk:

1,810 - 1,850 MHz in die 160 m-band; 3,500 - 3,800 MHz in die 80 m-band; 7,000 - 7,100 MHz in die 40 m-band; 14,070 - 14,099 MHz en 14,225 - 14,350 MHz in die 20 m-band; 21,080 - 21,120 MHz en 21,300 - 21,450 MHz in die 15 m-band; 28,050 - 28,150 MHz en 28,300 - 28,500 MHz in die 10 m-band

Die maksimum toegelate krag is 100 Watt PEP.

Waneer die nuwe regulasies in werking tree sal die HF-toekennings vir ZU-lisesniehouers ook verander sodat hulle dieselfde toekenning op 160, 80, 40 en 10 meter sal hê as die ZRRe. ZU-lisensiehouers sal toegelaat word om ESB op hierdie bande te gebruik. Die frekwensies van toepassing vir ZU-lisensiehouers is:

1,810 - 1,850 MHz in die 160 m-band; 3,500 - 3,800 MHz in die 80 m-band; 7,000 - 7,100 MHz in die 40 m-band 28,050 - 28-150 MHz en 28,300 - 28,500 MHz in die 10 m-band

Die maksimum toegelate krag vir ZU-lisensies bly 20 watt PEP.

ZS lisensiehouers behou alle huidige frekwensietoekennings met maksimum krag van 400 watt.

Die nuwe regulasies sluit 'n nuwe proses in vir ZR- en ZU-lisensiehouers om op te gradeer na die ZS-lisensie. Volgens die regulasies, mag die SARL toetse voorskryf vir die ZS-lisensie. 'n Kandidaat wat graag 'n ZS-lisensie wil verwerf moet enige een van die toetse aflê. Die toetse wat tans voorgestel is, is:

1. Bevestigde kontakte met 100 verskillende stasies gewerk met enige kombinasie van mudusse en bande. Slegs simplekskontakte en kontakte deur aardomwentelende satelliete is geldig. Kontakte deur middel van herhalers is nie geldig nie.

2. Die konstruksie van 'n werkende direkomskakelende of superheterodiene radio-ontvanger, of 'n kristalbeheerde send/ontvanger met uitsetkrag van ten minste 1 watt.

3. Die voltooiing van ten minste 50 uur publieke diens or noodkommunikasie soos sportkomunikasie, noodkommunikasie-oefeninge, rampe en opvoedkundige geleenthede.

4. Die verwerwing van 'n professionele tersiêre kwalifikasie in elektronika or radio.

5. Slaag die Morsekodetoets teen 5 wpm.

Besoek die SARL webwerf vir verdere inligting oor die toetse en die voorwaardes gekoppel aan elkeen.

Die toetsing sal deur takseerders, wat deur klubs genomineer, en deur die SARL aangestel, gedoen word. Die SARL is besig om takseerders aan te stel en klubs word genooi om lede te nomineer. Alle nominasies moet op die amptelike vorm gedoen word wat op die SARL se webwerf beskikbaar is by www.sarl.org.za/public/licences/Assessments/Assessments.asp

Sodra die takseerders aangestel is, kan ZR- en ZU-lisensiehouers wat 'n ZS-lisensie wil bekom, die takseervorm voltooi, wat by die takseerders beskikbaar sal wees, en bewys lewer dat die toets suksesvol voltooi is. Elke aansoek moet deur twee takseerders geteken word. Daar is 'n R50,00 fooi betaalbaar vir die toets, maar dit word gratis gedoen vir SARL -ede. Die R50,00 is bo en behalwe die lisensiefooie betaalbaar aan OKOSA.

DIE PEARS “WELKOM TOT HF”PARTYTJIE

Onttrek uit ZS4BS se “HF Happenings” 123.

Doel: Vir DX-operateurs en Suid-Afrikaanse stasies met 'n ZS- of ZU-voorvoegsel om so veel moontlik kontakte op HF met ZR-stasies te maak en vir Suid-Afrikaanse ZR-stasies om so veel as moontlik HF-kontakte as moontlik te maak (insluitende ander ZRre).

Wedstrydtydperk: Die wedstryd loop vanaf 12:00 SAT op Saterdag 11 Desember tot 12:00 SAT op Sondag 12 Desember 2004.

Modus en frekwensies: Slegs die modus ESB. Die volgende frekwensies sal gebruik word: 3,600 - 3,800 MHz 7,050 - 7,100 MHZ 14,225 - 14,350 MHz 21,300 - 21,450 MHz 28,300 - 28,500 MHz

Toegangskategorië: Daar is drie toegangskatgorieë nl.

ZR- Stasies in Suid-Afrika met ZR-voorvoegsel; ZS- Stasies in Suid-Afrika met 'n ZS-voorvoegsel; DX- Stasies buite Suid-Afrika.

Stasievereistes: Daar is geen beperking op die krag van stasies of die aantal operateurs, of die ligging van die stasietoerusting nie, behalwe dat alle operateurs te alle tye binne die beperkings van hulle lisensie moet werk.

Punte: 'n Kontak tussen twee ZR-stasies tel 2 punte; 'n Kontak tussen 'n ZR stasie en 'n ZS stasie tel 1 punt; 'n Kontak tussen 'n ZR stasie en 'n DX stasie tel 5 punte; 'n Kontak tussen 'n ZS stasie en 'n DX stasie tel 1 punt.

Slegs een kontak met elke stasie op elke band sal tel. Punte kan opgeëis word vir veelvuldige kontakte met dieselfde stasie op verskillende bande.

Ruil roepsein, seinsterkte en naam van bediener uit.

Toekennings:

DX - 'n Toekenning sal gemaak word aan die top deelnemer uit elke vasteland; ZR - 'n Toekenning sal gemaak word aan die drie top deelnemers; ZS - 'n Toekenning sal gemaak word aan die drie top deelnemers.

Logs: Logs kan per slakkepos gestuur word aan: PEARS QSO-Party, Posbus 5277, Walmer, 6070 of per e-pos aan zr2dx@mweb.co.za. Sluitingsdatum vir indiening van logs is 31 Januarie 2005. Geen laat inskrywings sal aanvaar word nie.

SARL-IARUFONDS KRY 'N VERDERE INSPUITING

Verskeie klubs en individue het tot aksie oorgegaan na se verlede week se oproep om bydraes tot die SARL se IARU-lidmaatskapfonds. Tydens die President se net het die voorsitter van die Highway Amateurradioklub, Edwin musto,ZS5BBO, 'n uitdaging aan alle klubvoorsitters gerig om sy bydrae van R500 te ewenaar of daarop te verbeter. Ander donasies het gevolg: R820 van lede van die Magalies Radioamateurklub wat bydraes tydens hul maandvergadering gemaak het, R150 van die Pretoria Amateurradioklub, R1000 van die Noord-Wes Amateurradioklub en R300 van die Hibiskus Amateurradioklub. Individuele radioamateurs het ook bydraes gemaak en dank gaan aan ZS6KR, ZR6WWL, ZS6MRA en Magalies Radioamateurklublede ZR6NMJ, ZR6AFJ, ZS6ARR, ZR6NC, ZR6CJR ZR6JGS, ZR6PS, ZR6THS, ZR6JPN, ZR6SDS, ZR6TA, ZR6VON, ZR6JDE, ZS6BUS, en ZS6LC.

Bydraes wat direk in die Trust se bankrekening gedeponeer word, en waarvoor geen e-posse of fakse ontvang word nie, kan alleenlik eers erken word wanneer die Trust sy maandelikse bankstaat ontvang. Bydraes kan gedeponeer word in die SA Amateurradio-ontwikkelings-trust se bankrekening met nommer 560 142 722 by ABSA se Menlyntak met kode 335 635. 'n Volledige lys van donateurs sal gedurende die komende week op die webwerwe www.sarl.org,za en www.amateurradio.org.za geplaas word.

DIE VOLGENDE PRESIDENTSNET OP 19 DESEMBER AANGEBIED

Die volgende Presidentsnet sal op 19 Desember om 19:00 SAT aangebied word. SARL-President, Graham Hartlett, sal verskeie van die aktiwiteite wat vir 2005 beplan word bespreek. Klubs word uitgenooi om by die net aan te sluit en deel te hê aan die planne vir volgende jaar. Die SARL- Presidentsnet is 'n ideale platform vir die uitruil van idees om inligting oor die SARL te bekom, sy aktiwiteite en amateurradio in die algemeen. Om 'n herhaler te koppel, stuur 'n e-pos aan armi@sarl.org.za, tesame met die telefoonnommer wat gekoppel moet word, die herhalerfrekwensie en die herhaler se dekkingsgebiedbesonderhede.

DIE TRUST KONDIG 'N GEMEENSKAPSDIENSTOEKENNING AAN

Die Suid-Afrikaanse Amateurradio-ontwikkelingstrust het die instelling van 'n Amateurradiogemeenskapsdienstoekenning aangekondig om erkenning te verleen aan 'n individu of klub wat deur middel van amateurradio 'n goeie bydrae aan die gemeenskap gemaak het. Die eerste ontvanger sal tydens die Siemens Amateur-van-die-Jaarontbytfunksie op 8 Desember bekend gestel word.

THE TRUST ANNOUNCES A COMMUNITY SERVICE AWARD

The South African Amateur Radio Development Trust has announced the introduction of an Amateur Radio Community Service Award to recognise an individual or club who has through amateur radio made a major contribution to the community. The first recipient will be announced at the Siemens Radio Amateur of the Year Breakfast function on 8 December 2004

Die toekenning sal jaarliks aan 'n persoon of klub gemaak word ter erkenning van diens aan die gemeenskap. Dit mag 'n projek wat hulp aan fisies gestremde persone insluit of kommunikasiehulp tydens 'n groot gemeenskaps- of sportbyeenkoms. Nominasiekriteria sal op 8 Desember aangekondig word.

VOORTPLANTINGSVERSLAG.

Voortplantingstoestande was oor die afgelope week baie swak. Dit kan hoofsaaklik toegeskryf word aan 'n lae sonvlekgetal en die feit dat daar geen koronaopeninge op die sonoppervlakte was nie. Die sonvlekgetal was Donderdag 52,3 teenoor verlede week se 53,8. Dit het dus redelik stabiel oor die afgelope week gebly. Sonaktiwiteite was ook minimaal met enkele aktiwiteite in die westelike en suidelike dele van die son. Die sonvlekgetal het op 22 November tot so laag as 28 gedaal - darem vir slegs 'n kort periode. Op 27-28 November mag toestande aktief raak as gevolg van 'n verwagte invloei van koronamassa na die aarde. Op 30 November word stormagtige toestande verwag as gevolg van 'n verwagte hoëspoed invloei van koronamassa. Vooruitsigte vir die komende week is swak. Enkele goeie openinge na die ooste is oor die afgelope week ervaar.

DAGBOEK VAN GEBEURE

30 November 2004 Laaste dag vir indiening vir Nominasies en Mosies vir 2005 AJV; 1 Desember Sluitingsdag vir logs vir die 2004 CQWW-Foonkompetisie. 11 - 12 Desember PEARS “Welkom tot HF”-kompetisie. 9 April 2005 AJV van die SARL.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

